SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 12 SEPTEMBER 2004

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar sowel as per Echolink vanaf ZS6FCS.

In die nuus vandag:

MATT GREYVENSTEIN BEDANK AS RAADSLID VAN DIE SARL

INTEGNET GAAN FOKUS OP APRS

RADIOTEGNOLOGIE-IN-AKSIE-LESING OP 9 OKTOBER

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems. Besoek ook die SARL se webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARLnuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio op die webwerf van die SARL te plaas by www.sarl.org.za/newsinbox.asp nie later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan. Indien moontlik doen dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL en die nuus volg in besonderhede:

MATT GREYVENSTEIN BEDANK AS RAADSLID VAN DIE SARL

Matt Greyvenstein, ZS1MJJ, het as gevolg van sakeverpligtinge as Raadslid van die SARL bedank. Die Raad van die SARL bedank vir Matt vir sy dienste aan die SARL gelewer terwyl hy Raadslid was. As gevolg van 'n ooreenkoms tussen Matt en George Dobbs, voorsitter van die G-QRP klub in die VK, sal lede van die SARL in die toekoms artikels van die G-QRP nuusbrief in Radio ZS kan lees.

INTEGNET GAAN FOKUS OP APRS

Het u enige ondervinding met APRS? Gebruik of het u dit gebruik? Die volgende Integnet van die SARL sal op 10 Oktober gehou word maar die gasspreker wil graag gedurende die volgende week verskeie gedagtes met u uitruil. Stuur 'n e-pos aan armi@sarl.org met 'n kort nota oor u ondervinding met APRS.

Wêreldruimteweek sal vanaf 4 tot 10 Oktober in Suid-Afrika herdenk word. Verskeie aktiwiteite word vir die week beplan wat 'n hoogtepunt sal bereik met 'n bespreking oor APRS met Bob Bruninga, WB4APR, die vader van APRS. Reeds vanaf die begin van pakketradio in die laat sewentiger jare het Bob sagteware geskryf wat die aanpasbaarheid van pakketradio met die dinamika van intydse

gebeurtenisse gekombineer het. Bob se jare van sweet met 'n verskeidenheid van rekenaarborde het 'n hoogtepunt bereik toe hy die ontwikkeling van die eerste uitgawe van APRS DOS in 1992, voltooi het.

Sluit aan vir 'n in diepte bespreking van APRS, die begin, die in en uit en sy satelliettoepassing. Die datum is 10 Oktober 2004. Klubs word versoek om vroegtydig reelings te tref om hulle herhalers te koppel en internasionale ruimteweek te vier met 'n opwindende APRS-bespreking. Om 'n koppeling te bespreek, stuur e-pos aan armi@sarl.org.za en meld u klub, herhaler en telefoonnommer wat gekoppel moet word.

IS DAAR JONGMENSE IN AMATEURRADIO?

Is daar jongmense betrokke met amateurradioaktiwiteit? Is daar 'n jong persoon in jou klub wat betrokke is by die promovering van amateurradio of wat enige ontwikkelingswerk doen? Hier is die geleentheid om hom of haar daarvoor te beloon met die Siemens Radioamateur-van-die-Jaar-toekenning.

Die Jong Radioamateur-van-die-Jaar-toekenning is nie gedurende die afgelope twee jaar gemaak nie weens die nie-ontvangs van kwalifiserende nominasies. Die genomineerdes moet onder die ouderdom van 25 jaar wees en moes 'n bydrae tot die ontwikkeling van amateurradio gemaak het, hetsy tegnies of organitories. Volledige besonderhede verskyn op die webtuiste van die SA Amateurradioontwikkelingstrust nl. www.amateurradio.org.za.

Nominasies vir die Radioamateur-van-die-Jaar- en die Jong Radioamateur-van-die-Jaar-toekennings sluit op 30 September. Hier is u geleentheid om iemand vir hy of sy bydrae tot amateurradio te beloon.

BHF/UHF-KOMPETISIE

Die tweede been van vanjaar se BHF/UHF-kompetisie vind volgende naweek vanaf 12:00 SAT Saterdag 18 tot 12:00 Sondag 19 September plaas. Ons is verheug om te kan aankondig dat addisionele groepe gaan deelneem ten einde te oefen en om ondervinding op te doen vir ernstige deelname volgende jaar. Terselfdertyd, maar apart van die foon- en gelykgolfmodusse, gaan groepe ook kyk wat met digitale modusse bereik kan word. So, die wat kan, wees ook daarop voorbereid en skerp julle vaardighede in daardie modusse op.

Ons doen 'n beroep op individuele stasies, al is u nie 'n kompetisiedeelnemer nie, om aan die pret deel te neem en op die oproepe van kompeterende stasies te reageer en u stasie op hul logstate te laat byvoeg, hulle sal u samewerking waardeer.

Sal stasies op 6 m asb. daarop let dat 51,110 MHz die internasionale roepfrekwensie is en dat geen QSO's op hierdie frekwensie gevoer moet word nie. U mag egter daar 'n kontak bewerkstellig maar skuif dan asb. na 'n vooraf gekose frekwensie vir die uitruil van rapporte en 'n moontlike langer QSO.

SECUNDA AMATEURRADIOKLUB AKTIEF IN BHF/UHF KOMPETISIE

Die Secunda Amateurradioklub beplan om weereens 'n veldstasie vir die komende kompetisie op te rig. Dit sal op die plaas Rooipoort, tussen Trichardt en Bethal geleë wees; ruitverwysing is KG43PL. Die algmene rigting is Oos van Johannesburg/Pretoria, Suid van Witbank en Noord van Pietermaritzburg. Hulle sien daarna uit om op 6 m, 2 m en 70 cm kontak te maak.

RADIOTEGNOLOGIE-IN-AKSIE-LESING OP 9 OKTOBER

Die eerste in die reeks van RTA-lesings sal op 9 Oktober in die Nasionale Amateurradiosentrum gehou word. Hal Lund, ZS6WB, sal 'n bespreking lei oor die verskeie nuwe modusse wat besig is om die BHF-en UHF-modusse te verander. Die lesing sal verskeie werkende praktiese demonstrasies insluit.

Alle radioamateurs word uitgenooi om 'n Saterdagoggend te geniet deur die nuwe modusse op BHF te ontdek. Die lesing en demonstrasies sal van 10:00 tot 12:00 duur. Die toegangsfooi, wat by die deur betaalbaar is, is R20 en sluit verversings in.

Om die voorbereidings te vergemaklik, bespreek asb. u plek deur e-pos te stuur aan rta@sarl.org.za.

Besoek ook die SARL se webtuiste nl. www.sarl.org.za vir meer besonderhede. Radiotegnologie-In-Aksie is 'n projek deur die Suid-Afrikaanse Radioliga om die diversiteit wat amateurradio bied uit te brei.

RADIOTEGNOLOGIE IN AKSIE VIDEO

U mag nog steeds 'n kopie bestel van die die video gemaak deur Eddie, ZS6BNE, van die aktiwiteite tydens die eerste Amateurradio-In-Aksie op 21 Augustus by die NARS. Dit sluit die verwelkomingspraatjie van Graham, ZS6GJH, en ook sekere van die voorleggings in. Kontak vir Eddie, ZS6BNE, per telefoon by 073 644 5005 of per e-pos aan zs6bne@webmail.co.za. Die koste is ongeveer R50,00 wat kopiëring en posgeld dek.

SARL-PRESIDENT SE BESOEK AAN DIE WES-KAAP

Hierdie is die laaste herinnering aan ALLE amateurs in die Wes-Kaap dat u vriendelik deur die Boland Amateurradioklub uitgenooi word om eerskomende Saterdag 'n vergadering by te woon waar die SARL se president, Graham Hartlett, ZS6GJH, teenwoordig sal wees om idees met u almal uit te ruil.

Die vergadering sal om 11:00 in die natuurreservaat van die Bolandse Landbouskool naby die Paarl plaasvind. Na die vergadering sal daar rondom die braaivleisvure gesellig verkeer word.

OUTEUR VAN WINPACK EN UI-VIEW STIL SLEUTEL

Ons het verneem dat Roger Barker, G41DE, op 9 September 'n stil sleutel geword het as gevolg van kanker. Hy was die outeur van sagtewareprogramme Winpack en UI-View. Ons hoop om in volgende naweek se bulletin 'n huldeblyk aan hom in te sluit.

VOORTPLANTINGSVERSLAG

Aangesien Kobus, ZS6KOB, nog uitstedig is, het ons weereens in die ARRL se nuusbrief gaan loer wat hul kundige Tad Cook, K7RA, te sê het, en hy sê: Sonvlekgetalle en sonvloedwaardes het teenoor verlede week gestyg. Die daaglikse gemiddelde sonvlekgetal het met byna 30 punte tot 57 gestyg en die gemiddelde daaglikse sonvloed het met meer as 16 punte tot 106,1 gestyg. Dit word verwag om oor die volgende aantal dae verder te styg. Vir 10 September is die voorspelling 135 en dit word verwag om rondom 140 vir die volgende 4 dae of so te bly. Gelukkig word verwag dat die planetêre A-indeks laag sal bly met voorspelde waardes vir 10 - 13 September van 5, 8, 8 en 10.

Sonvlekgetalle vir 2 tot 8 September was 25, 25, 28, 59, 82, 95 en 85, met 'n gemiddelde van 57.

DAGBOEK VAN GEBEURE EN HERINNERINGS

13 September: Sluitingsdatum vir indiening van 18/HF-GG-Kompetisielogs; 18-19 September: BHF/UHF-kompetisie; 25 September: SAATI AJV en bring-en-braai om 12:00. Laat asseblief vir Richard, ZR6CK, by 012-333-0612 of Ams, ZS6YV, by 012-664-3629 weet as u beplan om die vergadering by te woon; 30 September: Sluitingsdatum vir nominasies vir die Radioamateur van die Jaar Toekennings; 2 Oktober: Vlooimark by die Oos-Rand Radioklub; 7 Oktober: Tweede been van die SARL 80-meter QSO-geselligheid; 9 Oktober: RTA-lesing oor nuwe BHF-modusse by die NARS; 10 Oktober: Integnet; Bydraes tot die fonds van die Suid-Afrikaanse Amateur Ontwikkelingstrust vir die SARL se IARU-lidmaatskap is steeds welkom; Stuur artikels vir Radio ZS aan radiozs@sarl.org.za. Stuur asb. A5-grootte selfgeadresseerde koeverte met posseëls genoeg vir 200 g (R4,35) aan die NARS ten einde aflewering van u QSL-kaarte moontlik te maak.

Die SARL nooi u om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 17 815, 9 750 en 7 082 kHz en 145,625 MHz in die Oos Londen-, 145,650 in die Durban-, 145,750 MHz in die Pretoria- en 438,800 MHz in die Sandtongebied te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin wat saamgestel is deur George, ZS6NE, en gelees deur …….. vanuit …………… as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

U het geluister na ZS6SRL en baie dankie dat u by ons aangesluit het. Dankie ook aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereëld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u 'n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX